SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 22 NOVEMBER 2020

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos na die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE SARL QSL BURO

en

DIE CQ WW DX GG KOMPETISIE VOLGENDE NAWEEK

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin die bulletin vanoggend met die nuus van 'n stil sleutel.

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Pieter Jacobs, ZS6XT stil geword het op Vrydag 20 November 2020. Pieter was 'n erelid van die Oos-Rand Radioklub en was bekend vir sy vele kompetisie-toekennings en uitstekende radiotegniek. Oor die jare heen het Pieter as ambassadeur vir amateur radio wêreldwyd duisende kontakte gelewer.

Ons betuig sy innige meegevoel met sy vrou Rietha, dogters Louise en Vanessa, familie en vriende.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

DIE SARL QSL BURO

Willem, ZS6X, het aan SARL Nuus gesê dat die SARL QSL-buro in werking is, hy gaan elke Saterdag na die NARS om in die Buro te werk. Willem sê voorts dat sommige Lidverenigings Buros regoor die wêreld in kennis gestel het dat hulle gesluit is weens die pandemie. En ons is bewus van die feit dat die aflewering van pos deur die SA Poskantoor byna nie bestaan nie.

Willem het 'n navraag ontvang van 'n Russiese radio amateur oor 'n QSO wat hy met ZS7ANT gehad het tydens die 1993/1994 SANAE-operasie. Die QSL-bestuurder is gelys as ZS5UND. Kan iemand inligting verskaf oor wie die QSL's vir ZS7ANT bestuur? Willem kan gekontak word by zs6wwj@gmail.com.

MOSIES EN NOMINASIES VIR DIE 2021 SARL NASIONALE KONVENSIE

Lede word uitgenooi om mosies vir bespreking by die 2021 AJV 2021 in te dien, om hul mede radio amateurs vir SARL-toekennings en trofeë aan te wys en om minstens vyf radio amateurs te benoem om vir die volgende twee jaar op die Raad te dien. Die tersaaklike dokumente is op die Liga-webwerf beskikbaar. Volg die skakel vanaf die voorblad.

Lede word ook uitgenooi om voorstelle vir Referate vir die SARL-simposium in 2021 op 16 April 2021 in te dien. Stuur jou voorstelle na secretary@sarl.org.za. Die sluitingsdatum vir alle mosies en nominasies is Sondag 31 Januarie 2021.

Jy luister na   nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

DIE CQ WW DX GG KOMPETISIE VOLGENDE NAWEEK

Die CQ WW DX GG-kompetisie duur op Saterdag 28 November tot 23:59 UTC op Sondag 29 November 2020 van 00:00 UTC met GG-aktiwiteite op 160, 80, 40, 20, 15 en 10 meter. Die uitruiling is 'n RST-verslag en jou CQ-sone, vir Suid-Afrika is dit Sone 38. Hier is 'n geleentheid vir jou om die wêreld te werk, maar let op dat CQ Tydskrif nie verantwoordelik gehou kan word vir die voortplantings toestande nie. Vind die reëls op https://www.cqww.com/.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar 'n enkele sonvlek met eenvoudige magnetiese samestellings sigbaar. Daar word nie sonfakkels verwag nie. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van twee vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laat middag goeie DX openinge op die 15 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke (raadpleeg die organiseerders of die geleentheid nog op die kalender is):

28 November - die Wesrand Snuffelmark en die jaareind funksie van die Kaapstadse Amateurradiosentrum

28 en 29 November - die CQ WW DX GG kompetisie

1 Desember - die begin van die YOTA-maand

5 Desember - die Desember RAE, die Boland ARK-vergadering en die SARL 95 40 m Klub Naelloop

12 en 13 Desember - die ARRL 10 m kompetisie

19 Desember - die SARL Newbie QSO Partytjie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Willem, ZS6X, het aan SARL Nuus gesê dat die SARL QSL-buro in werking is, hy gaan elke Saterdag na die NARS om in die Buro te werk. Willem sê voorts dat sommige Lidverenigings Buros regoor die wêreld in kennis gestel het

dat hulle gesluit is weens die pandemie. En ons is bewus van die feit dat die aflewering van pos deur die SA Poskantoor byna nie bestaan nie.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is van nuus items ontvang van SARL Lede en Klubs.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuusdiens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum voorafgaan nie.

Luister elke Sondagoggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy, ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas. Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuusuitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruyn, ZS6JHB en gelees deur ....................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.